SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 3 JULIE 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-pos lys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris. Terwyl daar aandag gegee word aan die probleme wat sommige lede ervaar met toegang tot die SARL-Web bladsye, is 'n bykomende kanaal nou beskikbaar. Teken in by www.amateurradio.org.za om die weeklikse SARL News-oudio-opnames af te laai en om Amateur Radio Today te luister of af te laai.

In die Nuus vandag:

75 JAAR HERDENKINGS WENSE

DIE ZS5 QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

en

DIE SARL KAROO BAKEN BENODIG JOU ONDERSTEUNING

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

## 75 JAAR HERDENKINGS WENSE

75 JAARSTE HERDENKINGSWENSE

Op 1 Julie 1947 het die volgende drie radio amateurs by die SARL aangesluit – Dennis, Wells, ZS1AU; Artie Perold, ZS1HL en Barrie Brokensha, ZS6AJY. Baie geluk met 75 jaar lidmaatskap van die SARL.

Die eerste uitgawe van Radio ZS verskyn in Julie 1947. Gert Schoeman, ZS2GS is gebore op 11 Julie 1947 en Martin Botha, ZS5ADL is gebore op 21 Julie 1947. Gelukkige 75ste verjaarsdag!

## DIE ZS5 QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

Die ZS5 QSO Partytjie is 'n prettige aktiwiteit om kontakte tussen radio amateurs in KwaZulu-Natal en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder. Die doel vir stasies buite ZS5 is om soveel as moontlik ZS5-stasies te werk! Die QSO Partytjie is op die lug vanaf 14:00 tot 15:00 UTC vanmiddag. ZS5-stasies sal 'n RS- of RST-verslag en die naam of afkorting van hul dorp uitruil, terwyl al die ander 'n RS- of RST-verslag en hul provinsiale of land afkorting sal omruil. Die QSO Partytjie is 'n foon- en GG-kompetisie op die 40-meterband. Neem kennis van die kompetisie vrye segment in die

foon-toekenning. Dien jou MS Excel-logboek teen 21:59 UTC op Vrydag 8 Julie 2022 in per e-pos na zs5contest@harc.org.za in. Blaai na bladsy 48 van die 2022 Blou Boek vir al die reëls.

RADIO ZS VIER 75 JAAR IN JULIE

Die 140 bladsy Julie 2022 Radio ZS is beskikbaar vir aflaai vanaf die SARL-webwerf. Dit is beskikbaar vir lede sowel as nie-lede. Dit is die 75ste Verjaardag-uitgawe van Radio ZS.

In hierdie uitgawe, Louw, bespreek ZS6LME uitsending buite die amateur radio frekwensies, terwyl Nico, ZS6QL en Hans, ZS6AKV die feit bespreek dat amateur radio homself herontdek. Lees oor die Hammies van die Hoërskool Prieska en die hergeboorte van die ZS1AGI 40 m Baken. Hannes, ZS6BZP stel die QO-100 Satelliet bekend en Eddie, ZS6BNE vertel van sy reis deur Amateur Radio - van hoërskool tot aftrede. Woody neem ons na die Stompneus /Shelley Point-vuurtoring, Emil, ZS1XB bespreek die 43 voet vertikale antenna en Stewart praat oor JS8CALL. Brian, G0GSF neem ons terug na 1947 en die Koninklike besoek in "Wireless op die White Train." Tom, ZS1TA sê dit is alles in die GERAAS en Louis, ZS6SK vertel ons van die beginjare van amateur radio in Pretoria. In die Museum Stuk vra ons wie die mikrofoon uitgevind het. Daar is meer, laai jou kopie vandag af.

KOMPETISIE NUUS

Die tweede RaDAR Uitdaging van die jaar vind plaas vanaf 00:00 UTC tot 23:59 UTC op Saterdag 9 Julie 2022. Die RaDAR Uitdaging is 'n unieke geleentheid wat daarop gemik is om die gebruik van vinnig ontplooibare amateur radio stasies te bevorder. Opsies (Vaste, Veld of Beweeging) kan enige tyd tydens die uitdagings verander word. Die punte-stelsel is so gestruktureer dat dit draagbare RaDAR-bedrywighede aanmoedig, veral beweegbare RaDAR-stasies. RaDAR-operateurs word aangemoedig om tydens elke uitdaging selfversorgend te wees, met nie net kragtoevoer en kommunikasietoerusting nie, maar kos, water, beskermende klere en skuiling. Daar is 4 kategorieë van deelname. Blaai na bladsy 74 van die 2022 Blou Boek vir al die inligting oor hierdie uitdaging. Die RaDAR-operateurs is op soek na vaste stasies om hulle tydens die aktiwiteit te monitor.

Die IARU HF-Kampioenskappe sal op die lug wees vanaf 12:00 UTC op Saterdag 9 Julie tot 12:00 UTC op Sondag 10 Julie. Dit is GG en foon-aktiwiteit op 160, 80, 40, 20 15 en 10 meter. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou ITU-sone, vir Suid-Afrika is dit Sone 59. Lidvereniging HK-stasies sal 'n RS- of RST-verslag en afkorting stuur, bv. 59 SARL; IARU-beamptes sal 'n RS- of RST-verslag en AC of R1 of R2 of R3 stuur. Kry die reëls by http://www.arrl.org/iaru-hf-world-championship.

Jy luister na 'n nuusbulletin van die Suid-Afrikaanse Radioliga. Die SARL Nuusspan bedank Louis, ZS5LP vir die herleiding van Amateur Radio Today op 7 082 kHz elke Sondag om 10:00 SAT.

## DIE SARL KAROO BAKEN BENODIG JOU ONDERSTEUNING

Die SARL Baken-span maak vordering met die volgende generasie baken-projek. Terwyl die toestel-tekorte steeds die aankoms van die werklike baken vertraag, werk die span aan verskeie ander fronte. Die MOU om die terrein te beveilig is met die hand aan die eienaar van die plaas afgelewer en sal na verwagting binne die volgende twee weke onderteken word. Len du Plessis, ZS3LEN het die terrein besoek en baie foto's geneem wat die spanne in staat stel om die beplanningsproses te begin van waar om die sonpanele en die heinings rondom die terrein te plaas. 'n Volledige sonkrag-installasie is geskenk. Die skenker wil anoniem bly. "Ons wil hom egter bedank vir hierdie groot bydrae," het Brian Jacobs, Projekbestuurder gesê.

Cor Rademeyer, ZS6COR het aan die telemetrie- en beheerstelsels gewerk. Hy toets tans die betroubaarheid en 'n stelsel om die stabiliteit van Raspberry Pi wat vir telemetrie en beheer gebruik word, te monitor. Dit sluit 'n knooppunt-MCU en 'n waghond-tydkring in. "Ons moet absoluut seker wees dat ons hierdie stelsel op afstand kan beheer met verskeie bykomende terugval-posisies aangesien die ligging baie afgeleë is, wat natuurlik ideaal is vir 'n baken", het hy verlede Donderdag aan die span gesê by die maandelikse vorderings-vergadering. Die lede van die span werk aan 'n baken-moniteringsnetwerk, alternatiewe baken-ontwerpe en antennas.

Die Volgende Generasie baken fonds staan tans op net meer as 50% van die R60 000 teiken. Die fonds is deur AMSAT SA namens die SARL Baken Projek-span begin. Gaan asseblief na die AMSATSA-webwerf by www.amsatsa.org.za en dra by tot die fonds. Gebruik jou kredietkaart om jou skenking te maak. Klik op die R50 van R250- of R1000-knoppie en voltooi die besonderhede op die PayPal-platform. PayPal is Suid-Afrika se grootste en veiligste kredietkaartbetalings platform. Jou skenking sal per e-pos erken word en jou naam en roepsein sal by die lys ondersteuners gevoeg word.

## KOMPETISIE UITSLAE

Vyftien logstate is ontvang vir die Hammies QSO Partytjie wat op Sondag 12 Junie 2022 gehou is.

Hammies-stasie (26 en jonger)

1ste Hammies Noord-Kaap, ZS3ZU – 109 punte (bestuur deur Charles Coetzee, ZU3CEC; Henry Coetzee, ZU3HC en Ethan Oberholzer, ZU3EO)

Nie Hammies-stasie nie (27 en ouer)

1ste Deon Fraser, ZS5DCF - 131 punte

2de Gerhard Coetzee, ZS3TG - 120 punte

3de Woody Collett, ZS3WL - 104 punte

Die uitslae van die SARL Saterdag 40 m Klub Kompetisie kan nie bekend

gemaak word nie. Een van die logstate wat ontvang is, het meer vrae as antwoorde en 'n ondersoek is aan die gang.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 3 sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n lae waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 45 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 20 en 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die ZS5 QSO Partytjie

7 Julie – Internasionale Sjokolade dag en die sluitingsdatum vir Newbie logstate

8 Julie – die sluitingsdatum vir ZS5 logstate

9 Julie – die RaDAR-uitdaging

9 en 10 Julie – die IARU HF Kampioenskappe

16 Julie – die Winter QRP-kompetisie

17 Julie – die ZS2 QSO Partytjie

19 Julie – provinsiale skole heropen

20 Julie – SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die ZS5 QSO Partytjie is 'n prettige aktiwiteit om kontakte tussen radio amateurs in KwaZulu-Natal en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder. Die doel vir stasies buite ZS5 is om soveel as moontlik ZS5-stasies te werk! Die QSO Partytjie is op die lug vanaf 14:00 tot 15:00 UTC vanmiddag. Blaai na bladsy 48 van die 2022 Blou Boek vir al die reëls.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'News Inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.